SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 7 AUGUSTUS 2005.

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

In die nuus vandag:

SARL HF-FOONKOMPETISIE

OKOSA MAAK REëLING OOR VOORWAARDES VIR UITREIKING VAN AMATEURRADIOSTASIELISENSIES

MOET NIE DIE PRESIDENT SE NET EN INTEGNET VANAAND MISLOOP NIE

ENTOESIASME VIR SARL RTA-0PEDAG STYG.

"OFF ROAD" REDINGSEENHEIDOPEDAG

RAE-KLASSE IN DIE VAALDRIEHOEK

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675 2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Sarlnuus maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Die enigste manier om te verseker dat u berigte Sarlnuus bereik is om dit in die korrekte plek op die webwerf van die SARL nl. www.sarl.org.za/newsinbox.asp te plaas nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels.

Die nuus volg in besonderhede.

SARL HF-FOONKOMPETISIE

Vanmiddag is die SARL HF foonkompetisie op die lug, dit begin om 12:30 UTC en eindig om 16:30 UTC. Deelname kan as 'n enkel-operateur of 'n multioperateur wees wat all drie bande werk of slegs op een band konsentreer. Die frekwensies vir hierdie kompetisie is 14,125 tot 14,175 en 14,225 tot 14,250, 7,040 tot 7,080 en 3,600 tot 3,650 MHz. Deelnemers word gevra om binne die neergelegde segmente te bly.

'n RS-verslag en 'n reeksnommer word uitgeruil. Daar is agt sones om te werk per band - ZS1 tot ZS6 en ons buurlande vorm sone 7 en 8. Logstate en opsommings moet per e-pos aan zs4bs@netactive.co.za gestuur word of per slakkepos aan Die

Kompetisiekomitee, Posbus 12104, Brandhof, 9234. Die laaste dag om te pos is Maandag 22 Augustus 2005.

Die reëls is met HF Happenings 157 en 158 uitgestuur en is ook beskikbaar op die SARL webwerf

OKOSA MAAK REëLING OOR VOORWAARDES VIR UITREIKING VAN AMATEURRADIOSTASIELISENSIES

OKOSA het hierdie week 'n reëling gemaak dat alle ZR-lisensiehouers wat wens om op te gradeer na 'n ZS-lisensie moet voldoen aan regulasie B1(3) wat sê dat 'n klas A1 onbeperkte lisensie uitgereik mag word aan 'n persoon wat bewys gelewer het van sy vermoë om 'n amateur HF-send/ontvanger korrek op te stel, te verstel en te bedryf. Hierdie is bo en behalwe die ander voorwaardes om op te gradeer. Die reël is vertolk as geldend sedert die Mei 2005 eksamen. OKOSA het nogtans gesê dat die reël op alle ZR-lisensiehouers van toepassing is wat hul lisensies wil opgradeer ongeag van wanneer die eksamen geskryf is. Dit beteken dat ZR-lisensiehouers wat opgradeer het sedert die publikasie van die gewysigde reëls op 4 Februarie, en wat nog nie bewys gelewer het van hul vermoë om 'n HF-send/ontvanger korrek op te stel, te verstel en te bedryf nie, moet teruggaan na die assessore en dit doen. Die assessore se evaluasiedokument maak voorsiening vir hierdie vereiste.

OKOSA dring daarop aan om al die dokumentasie te sien wat bevestig dat aan hierdie reël voldoen is.

In baie opsigte is hierdie 'n pretoefening wat baie maklik opgestel kan word deur klubs, met twee assessore teenwoordig. Dit is belangrik dat aan hierdie vereiste so gou moontlik gehoor gegee word.

BOLAND ARK BIED SPESIALE GELEENTHEID VIR OPGRADERING VAN ZR're NA ZS'se

Op Dinsdag 9 Augustus sal die Boland Amateurradioklub 'n spesiale stasie by die Universiteit van Stellenbosch bedryf. Alle ZR're en nuwe ZS'se, wat nog hulle assesering vir HF-bedryf, moet laat doen, is welkom om die stasie te besoek enn hulle HF-bedryfsassering te laat doen. Die assesering sal vanaf 10:00 tot 12:00 in die Sunsteplaboratorium van die Elektriese Ingenieursgebou plaasvind. Daar sal vir inroepe op 145,500 of selfoonnommer 083 414 2606 geluister word.

MOET NIE DIE PRESIDENT SE NET EN INTEGNET VANAAND MIS-LOOP NIE

Vanaand (Sondag 7 Augustus 2005) sal die President se net om 19:00 op die lug wees en deur INTEGNET om 20:00 gevolg word. Die gas op INTEGNET is Francois Botha, ZS6BUU, die direkteur van HAMNET. Francois sal verslag doen oor die onlangs afgelope rampkommunikasiekonferensie wat in Finland gehou is en sommige van die dinge wat impak sal hê op toekomstige bedrywighede van HAMNET. Dit beloof om 'n baie interessante debat te wees met die moontlikheid om rampkommunikasiekwessies te bespreek.

Klubs wat nog nie 'n skakel aan hul herhaler bespreek het nie moet dit voor middag vandag doen deur 'n e-pos te stuur aan armi@sarl.org.za. Sluit asseblief besonderhede in van die herhaler se reikwydte en die telefoonnommer wat gekoppel moet word. Beide die President se net en INTEGNET sal deur die goedgunstigheid van ZS6MRK op www.zs6mrk.org gestroom word.

ENTOESIASME VIR SARL RTA 0PE DAG STYG.

Die SARL Radiotegnologie-in-Aksie ope dag op 20 Augustus tel spoed op. Met die volle program nou beskikbaar, besoek die SARL se webblad en begin beplan welke lesings in die drie stroomprogram u sal bywoon. Daar word 'n aantal dissiplines gedek wat strek van konstruksie tot teorie van tegnologie tot bedryfsaktiwiteit. Daar sal verskeie uitstallings wees, moet nie die vlooimark gedurende die vroeë deel van die dag vergeet nie.

Toegang is R20 vir volwassenes; vir leerders en studente is dit gratis. Elke R20-kaartjie word in die trekking vir een van die bywoningspryse geplaas wat twee Icom IC-V82 draagbare stelle van Multisource Telecomms as ook 'n weerligbeskermingseenheid wat deur Clearline geborg is, insluit. Die bywoningspryse sal gedurende die finale voltallige samekoms aan die einde van die dag geskied. Bring 'n opwindende amateurradiodag by die Nasionale Amateurradiosentrum deur. Verversings en middagete sal beskikbaar wees vanaf die Sentechrestourant of bring jou eie piekniekmandjie saam.

“OFF ROAD” REDINGSEENHEIDOPEDAG

Ons kwoteer Francois Botha, ZS6BUU, hieronder: “Bruce Hepburn, ZD6BDH, die skakelbeampte tussen die ORRU en HAMNET, het ons genader om deel te wees van hulle ope dag wat vandag, 7 Augustus, by hul Hennopsriviervergaderpunt plaasvind”.

“Hamnet vorm deel van die organisasies genoemd ‘Off Road Rescue Unit’, ‘Mountain Club of S.A.’ en Hamnet”.

“Hierdie is 'n uitstekende geleentheid om ons verbinding met die 3 organisasies uit te bou, veral ook tot voordeel van die algemene publiek. Ons almal vorm deel van 'n groep vrywilligers wat beskikbaar is in tye van nood wanneer ons om hulp genader word.

Ek vra dus alle Hamnetlede om hulself beskikbaar te maak oor die hele land, mits voortplanting dit natuurlik toelaat, om uit te kyk en kontak te maak wanneer die ORRU ons roep of hulleself op ons frekwensies aanmeld. Hierdie is ook 'n uitstekende geleentheid om nie net amateurradio nie maar ook noodkommunikasie aan die publiek bekend te stel”.

“Daar sal gebruik gemaak word van ons 7,070 MHz frekwensie sowel as 145,700 en die 145,725 MHz-herhalers in the Gauteng omgewing”.

“Ons sien daarna uit om kantak met hulle te maak vanaf 10:00 tot omtrent 14:00.

Aldus Francois Botha, ZS6BUU, - HAMNET.

RAE-KLASSE IN DIE VAALDRIEHOEK

Die Vaal Universiteit van Tegnologie in Vanderbijlpark bied RAE-klasse aan vanaf 10 Augustus 2005, onder die roepsein ZS6VTT. Plek en tyd: Kamer S305 om 18:00. Die aanbieder is Ruaan , ZS6RMS, en die opsiener by die eksamensentrum is Aleck van der Merwe, ZS6MVA.

Kontak Ruaan by 082 332 6552 of 016 950 9418 tydens kantoorure. E-pos kan gestuur word aan ruaan@vut.ac.za of zs4pr@qsl.net

MEGA-VLOOIMARK IN PRETORIA

Die Pretoria Amateurradioklub hou 'n Mega vlooimark op Saterdag 3 September 2005. Die vlooimark sal soos gewoonlik op die Suid-Kampus van die Universiteit van Pretoria, op die hoek van Universiteit- en Lynwoodweg, gehou word en die aanvangstyd is 09:00.
Almal, klubs, en persone wat nie aan klubs behoort nie, is welkom. Kom besoek gerus die Mega vlooimark in Pretoria. Skakel, ZR6RY, by (H)(012) 567 3722 of op 082 908 3359, indien u 'n tafel wil bespreek of meer besonderhede benodig.

DX-NUUS

Bruce, KK5DEO, (http://www.amsatnet.com/p5a.html) berig dat Dave, KA2HTV, vanaf Noord Korea as P5/KA2HTV vanaf 9-23 Augustus bedrywig sal wees. Aanlynlogs sal nie beskikbaar wees gedurende hierdie operasie nie aangesien Dave papierlogs gebruik en die data in 'n rekenaar gevoer sal moet word wanneer hy terugkeer. QSL via KK5DO (Bruce Paige, PO Box 310, Alief, TX 77411-0310, USA). "Beperk asseblief u kontakte tot een", vra Bruce. "Baie amateurs kon nie vir Ed, P5/4l4FN, kontak nie. Laat asseblief 'n kans vir hulle wat nie P5 voorheen kon kontak nie, om P5 nou te werk. Indien u in die P5/4l4FN-log verskyn, moet nie vir hierdie operasie 'n QSL-kaart stuur nie".

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Hierdie week begin Sarlnuus met 'n bydrae opgestel deur Hannes Coetzee, ZS6BZP, van inligting wat hy verkry uit inligting wat deur Kobus Olckers van IST by www.spaceweather.co.za voorsien word.

Week 4 tot 10 Augustus: Gebruiksfrekwensies: Onstabiel tot baie onstabiel maar met 'n moontlikhedid van sporadiese E-voortplanting.

Voortplantingstoestande: Redelik tot swak meeste van die tyd met kwyning en met moontlike absarbsie in die D-laag.

Vir die mediumtermyn, 3 tot 29 Augustus. Son- en geomagnetiese aktiwiteite.

Dit word verwag dat sonaktiwiteit by middelmatige vlakke sal wees met 'n moontlikheid van geïsoleerde groot fakkels tot ongeveer 10 Augustus wanneer gebied 792 aan die weste draai. Aktiwiteit word verwag om baie laag tot laag te wees tot ongeveer 24 Augustus. Daarna, en tot aan die einde van die voorspellingstydperk word verwag dat vlakke sal styg tot na laag tot middelmatig wanneer gebied 792 moet terugkeer.

’n Groter as 10 MeV protongebeurtenis is moontlik met groot fakkelaktiwiteit vauit gebied 792 totdat dit by ongeveer 10 Augustus van die sigbare sonskyf verdwyn.

’n Groter as 2 MeV elektronvloed by geosinkrone wentelbaan word verwg om op hoë vlakke te wees tussen 7 tot 12, 17 tot 22 en 26 tot 27 Augustus.

Dit word verwag dat die geomagnetiese veld van stil tot sterk stormvlakke sal styg. Dit word verwag dat ’n herhalende hoëspoed koronale gat windstroom aktiewe tot sterk storms tussen 16 en 18 Augustus tot gevolg sal hê. ’n Ander koronale gat windstroom word verwag om ongestadigde tot aktiewe vlakke gedurende 24 tot 25 Augustus te veroorsaak. Andersins, verwag stil tot ongestadigde toestande.

Langtermynverwagting - 30 Augustus tot 30 September.

Verswakte HF-voortplantingstoestande is steeds moontlik gedurende die hele tydperk weens aktiwiteite van koronale gate tydens die steeds dalende fase van die sonsiklus.

Besoek IST se webtuiste www.spaceweather.co.za vir meer detail oor voortplantingsinligting.

DAGBOEK VAN GEBEURE

Vandag 7 Augustus - SARL se HF-foonkompetisie; Vanaand 7 Augustus - Presidentsnet en Integnet; 8 Augustus - Laaste dag vir nominasies vir die amateurradiogemeenskapsdienstoekenning; 9 Augustus - BARK se spesiale stasie vir HF-assessering op die lug; 10 Augustus RAE-klasse in Vanderbylpark begin; 20 Augustus - RTA Ope dag by die NARS; 3 September - Megavlooimark gereël deur die Pretoria ARK.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 SAT na Amateur Radio Mirror International op 17 565, 7 205 en 7 082 kHz en op verskeie herhalers te luister. ‘n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN, en gelees is deur vanuit as ‘n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending sluit nou en SARLnuus wens u ‘n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX